346

# Ek kniel ook voor u voete, Heer

Ek kniel ook voor u voe - te, Heer,
U, Je - sus, is my le - we!
Saam met die her - ders kniel ek neer.

1 1b 2 3

X Lied :

346

1(b)

God het my skuld ver - ge - we!

O neem my den - ke, wil, ge-voel;

laat streef my na die hoog - ste doel -

Om tot u eer te le - we!

1 1b 2 3

X Lied :

2

Lank voordat ek op aarde was,
is U vir my gebore.
Voor ek van U 'n woord kon hoor,
was ek reeds uitverkore.
U het die hemelryk verlaat;
U maak my na Gods wyse raad
sy kind - nie meer verlore!

346

3

In diepe donkerheid en nag
raak ek die pad soms byster.
Stuur, Heer, u Gees;
skenk, Heer, u krag
en lei my deur die duister.
U, Son wat deur die wolke breek
en in my hart u lig ontsteek,
verlig my met u luister!

1 1b 2 3 X